| | | |
|---|---|---|
| Oogtande | Herbivoor | |
| | Karnivoor | |
| | Omnivoor | |
| Voorkieste | Herbivoor | |
| | Karnivoor | |
| | Omnivoor | |
| Kiestande | Herbivoor | |
| | Karnivoor | |
| | Omnivoor | |

**Table 3.3**

**HERBIVORE:** moet afsny/knaag en maal – dus goeie snytande en maaltande

**KARNIVORE:** moet byt en skeur – dus goeie snytande en oogtande; kiestande het vorm van skeurtande en nie maaltande nie.

**OMNIVORE:** alle tande moet ewe goed werk en ontwikkel wees.

LU 2.1; LU 2.4

#### 3.5.9.1 Aktiwiteit:

#### 3.5.9.2 OM KORREK TE IDENTIFISEER

### 3.5.10 Tande

Bestudeer die sketse en beantwoord die vrae wat volg:



**Figure 3.18**

1. Watter skets is 'n kiestand? Hoekom sê jy so?
2. Van watter soort dier kom die kiestand waarskynlik?
3. Identifiseer die ander tand en gee 'n rede vir jou keuse.

### 3.5.11 Skedels en soorte gebit

Bestudeer die volgende sketse en voltooi die opdrag:



**Figure 3.19**

### 3.5.12 Skets 1:

Voedingsoort**(herbivoor, karnivoor of omnivoor)**
Redes
Dier wat moontlik voorgestel word **(bv. skaap)**

### 3.5.13 Skets 2:

Voedingsoort**(herbivoor, karnivoor of omnivoor)**
Redes
Dier wat moontlik voorgestel word **(bv. skaap)**

### 3.5.14 Skets 3:

Voedingsoort**(herbivoor, karnivoor of omnivoor)**
Redes
Dier wat moontlik voorgestel word **(bv. skaap)**
Assessering vir UITKENNING:
Kon jy die sketse korrek identifiseer en die vrae beantwoord?
[LU 2.1]

#### 3.5.14.1 OPDRAG:

Ons het nou gekyk na wyses waarop diere ten opsigte van hul gebit en tande by 'n bepaalde voedingswyse aangepas het. Gebruik nou jou kennis van katte, leeus en luiperds en beskryf hoe die *liggame* van karnivore by dié voedingswyse aangepas het.
[LU 2.4]

### 3.5.15 B. Kleuraanpassings

Elke dier in die natuur is 'n moontlike **PROOI** vir 'n ander organisme. Hulle moet hulleself dus ten alle koste beskerm – ter wille van OORLEWING.

Ter illustrasie van maniere om vyande te uitoorlê, kyk ons na **KLEURAANPASSINGS**:

- **Kamoeflering** (kleuraanpassing – om onherkenbaar te wees)
- **Waarskuwings** (kleuraanpassing om te waarsku – gif of slegte smaak)

### 3.5.16 Mimikrie (nabootsing)



**Figure 3.20**

### 3.5.17 Kamoeflering

Die dier wil met sy natuurlike omgewing saamsmelt deur:

Kleur, bv. groen sprinkaan op gras
Patrone, bv. mot op boombas
Strepe, bv. sekere paddas tussen riete
Vlekke, bv. naguil se vlerke
Kleurveranderinge, bv. verkleurmannetjie of visse
Baie mariene diere het 'n blinkwit onderkant en donker bokant
Kleurveranderinge met seisoene bv. poolvos
Kleuraanpassings wat met vormaanpassing gepaard gaan, bv. stokinsekte of landmeterruspe

### 3.5.18 Waarskuwende Kleure

- Die dier het opvallende *of* helder kleure maar wil waarsku teen slegte smaak, giftigheid of 'n onaangename stof.
- Hulle het gewoonlik rooi, geel *of* wit kleuring op swart.
- Byvoorbeeld:

Stinksprinkaan
Stinkmuishond
Skilpadkewers
Wespe

- Ander, soos sekere motte (bv. die dennepoumot) het groot vlekke wat soos oë lyk om predatore af te skrik.

### 3.5.19 Mimikrie

- In hierdie aanpassing boots die een gewoonlik 'n ander spesie na wat reeds suksesvolle oorlewing toon. Veral insekte maak hiervan gebruik.
- Die een insek is die **MODEL**
- Die ander is die **NABOOTSER**
- Die swaelstertskoenlapper 9eerste skoenlapper) is 'n goeie voorbeeld van 'n na-aper. Die melkbosskoenlapper is die model.



**Figure 3.21**

'n Ander voorbeeld is vlieë wat wespe of bye naboots.

#### 3.5.19.1

#### 3.5.19.2 Aktiwiteit:

#### 3.5.19.3 OM KLEURAANPASSINGS TE IDENTIFISEER

Bestudeer die sketse en sê watter soort aanpassing telkens ter sprake is.



**Figure 3.22**



**Figure 3.23**



**Figure 3.24**



**Figure 3.25**

Assessering vir TOEPASSING:
Kon jy die korrekte aanpassings identifiseer?
[LU 2.4]

### 3.5.20 Assessering

LU 2

Wetenskaplike Kennis
Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.
Dit is bewys as die leerder:
2.1 sinvolle inligting kan onthou;
2.2 inligting in kategorieë kan plaas;
2.3 inligting kan interpreteer;
2.4 kennis kan toepas.

### 3.5.21 Memorandum

#### 3.5.21.1 OORLEWING - DIERAANPASSINGS

Aktiwiteit: UITKENNING – tande en gebit

- Kry voorbeelde van skedels vir lesing

Aktiwiteit: IDENTIFISEER - KLEURAANPASSINGS

- Knip-en-plak-aktiwiteit

## 3.6 Plantaanpassings[9]

### 3.6.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.6.2 Graad 8

### 3.6.3 BIODIVERSITEIT: AANPASSINGS EN OORLEWING

### 3.6.4 Module 28

### 3.6.5 OORLEWING: PLANTAANPASSSINGS

Soos die diere, het plante ook aangepas om in bepaalde omgewingstoestande te kan oorleef.

Aangesien water vir plante baie belangrik is om te kan oorleef, het hulle ten opsigte van die beskikbaarheid daarvan, aangepas. Plante kan in terme van hierdie aanpassings in drie groepe verdeel word:

- **XEROFIETE** – lae waterbeskikbaarheid
- **MESOFIETE** – matige waterbeskikbaarheid – soos meeste landplante
- **HIDROFIETE** – hoë waterbeskikbaarheid

Aktiwiteit: OM PLANTE UIT TE KEN

- Bestudeer die volgende sketse en klassifiseer die plante op grond van hul bou as hidro-, meso- of xerofiete. Probeer om telkens minstens een rede te gee.



**Figure 3.26**



**Figure 3.27**

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20874/1.1/>.



**Figure 3.28**

#### 3.6.5.1 Aktiwiteit :

#### 3.6.5.2 OM TE VERKLAAR HOE SOMMIGE PLANTE AANPAS

| HIDROFIET | AANPASSING | VERKLARING |
|---|---|---|
| Wortels | Swak ontwikkel, slegs vir ankering | |
| Blare | Groot oppervlakteDrywend-Kutikula (waslagie) bo-opLugruimtes in blaarHuid-mondjies (openinkies) aan bokant | |
| Stingels | Min versterkingsweefsel Slymlaag Risoom (berg kos) | |

**Table 3.4**

| XEROFIET | AANPASSING | VERKLARING |
|---|---|---|
| Wortels | Vlak wortelstelselKurklaag | |
| Blare | Min huidmondjies, hoofsaaklik aan onderkantKlein of omvorm tot dorings | |
| Stingels | Dik en vlesigWaslaag | |

**Table 3.5**

Assessering vir opdrag:
Kon jy die regte verklarings gee vir elke aanpassing?
[LU 2.4]

#### 3.6.5.3 OPDRAG: Storie

Die San was na alle waarskynlikheid die eerste mense wat in Suider-Afrika gewoon het en tot vandag toe is ons gefassineer oor hoe hulle in die droogtetoestande kon oorleef het. Water was 'n beperkte hulpbron.

'n Mens sal nie ver hoef te soek om in die natuur en veral in die plante (xerofiete) van die oplossings te kry wat die San al eeue gelede ontdek het.

- Lees op oor die natuurlike plantegroei van die woestynagtige dele van ons land.
- Skryf 'n storie oor die oorlewing van 'n plant in die Kalahariwoestyn. Skryf uit die oogpunt van die plant. Laat die plant dus praat oor sy omstandighede, hoe hy daarin slaag om te oorleef, en hoe hy ander plante en diere help om te kan oorleef (sy rol in die voedselketting).

Assessering vir opdrag:
Kon jy 'n feitlik korrekte storie skryf oor die kultuur van die San en die Kalahari ekosisteem?
[LU 3.1]
Klasaktiwiteit: XEROFITIESE PLANTE – AANPASSINGS



**Figure 3.29**



**Figure 3.30**



**Figure 3.31**



**Figure 3.32**

- As jy die sketse van sommige van die ongewone xerofiete beskou – watter aanpassings vertoon hulle?

AALWYN
KAKTUS
LITHOPS
WELWITCHIA

- Pas die items van die volgende kolomme bymekaar deur die letters in KOLOM C op die toepaslike plek in KOLOM B te skryf. – daar is meer as een pasmaat.

| KOLOM A | KOLOM B | KOLOM C |
|---|---|---|
| 1. Welwitchia | | A Vlak wortelstelsel om oppervlakkige klammigheid en dou op te vang |
| 2. Lithops | | B Stoor groot hoeveelhede vog |
| 3. Kaktus | | C Dik wasagtige laag (kutikula) |
| 4. Kokerboom | | D Twee lang blare met groewe wat water na binne laat inloop. |
| 5. Aalwyn | | E Droë blare of skilferagtige afdopsels wat plantstingel bedek |
| | | F Blare gemodifiseer het as dorings terwyl die stam vlesig geword het |

**Table 3.6**

[LU 2.4]

Aktiwiteit: OM 'N NAVORSINGSPROJEK AAN TE PAK

Meeste xerofiete word deur verskeie kultuurgroepe as medisyne en 'n verskeidenheid van ander gebruike aangewend. Selfs die primitiewe kultuurgroepe het duisende jare gelede reeds wetenskap beoefen deurdat hulle die waarde van plante bepaal het en wyses gevind het om dit te benut.

- Doen navorsing op die internet, in boeke en biblioteke.
- Skryf 'n navorsingsverslag met die volgende opskrifte:

- Beplanning van die ondersoek (dit moet navorsing op die Internet, in boeke en gesprekke met homeopate en sangomas of inyangas en een of twee oumense insluit).
- Inligting ingewin:

- Voorbeelde van die benutting van plante deur kultuurgroepe in Suid-Afrika.
- Bespreking van drie spesifieke plante, waaronder die aalwyn (*Aloe verox)* (eienskappe van die plante en medisinale, ekonomiese en ander waarde).

- Opsomming (opsomming van bevindinge)
- Lys van bronne: boeke, webruimtes, mense.

Assessering van NAVORSINGSPROJEK:

[LU 1.1; 1.2; 1.3]

### 3.6.6 Assessering

LU 1

Wetenskaplike Ondersoek

Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

Dit is bewys as die leerder:

1.1 ondersoeke kan beplan;

1.2 ondersoeke kan uitvoer en data kan insamel;

1.3 data kan evalueer en bevindinge kan kommunikeer.

LU 2

Wetenskaplike Kennis

Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.
Dit is bewys as die leerder:
2.1 sinvolle inligting kan onthou;
2.2 inligting in kategorieë kan plaas;
2.3 inligting kan interpreteer;
2.4 kennis kan toepas.
LU 3
Wetenskap, die Gemeenskap en die Omgewing
Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon.
Dit is bewys as die leerder:
3.1 wetenskap as 'n menslike aktiwiteit kan verstaan;
3.2 volhoubare gebruik van die aarde se hulpbronne verstaan.

## 3.6.7 Memorandum

### 3.6.7.1 PLANTAANPASSINGS

Aktiwiteit: UITKENNING - PLANTE

- www.lithop.supanet.com

Aktiwiteit: VERKLAAR DIE VOLGENDE AANPASSINGS
OPDRAG: Storie

- Lees op oor die natuurlike plantegroei van die woestynagtige deel van ons land .
- Skryf 'n storie van oorlewing van 'n dier in die Kalahari woestyn. Skryf uit die oogpunt van die dier en waar hy in die voedselketting is.

Klasaktiwiteit: XEROFITIESE PLANTE - AANPASSINGS
OPDRAG: Navorsingsprojek

- Meeste xerofiete word in verskeie kulturele groepe as medisyne en 'n verkeidenheid van ander gebruike aangewend.
- **Die aalwyn** ( *Aloe verox)* veral het wye gebruike – vind uit by homeopate, sangomas of 'n inyanga.
- Doen navorsing op die internet, in boeke en biblioteke
- Skryf navorsingsverslag met die volgende opskrifte:

- Streke waar dit groei
- Spesiale eienskappe van die plant en veral sy blare
- Medisinale en ekonomiese waarde van die plant

- Sluit in 'n lys van al jou bronne en webruimtes wat jy gebruik het.

# 3.7 Volhoubaarheid[10]

## 3.7.1 NATUURWETENSKAPPE

## 3.7.2 Graad 8

## 3.7.3 BIODIVERSITEIT: AANPASSINGS EN OORLEWING

## 3.7.4 Module 29

## 3.7.5 VOLHOUBAARHEID

In die vorige leereenhede het ons gekyk na organismes se oorlewingstrategieë op planeet **AARDE**.

Ons weet ook dat die organismes in hul **habitatte** saam die aarde se verskeidenheid (biodiversiteit) uitmaak en dat die natuur op sy eie as gevolg van hierdie **BIODIVERSITEIT** in perfekte balans is.

Daar is byvoorbeeld 250 000 hoër plantspesies, 19 000 visspesies en 10 000 spesies reptiele. Heelwat meer insekspesies is aangeteken. Hierdie rykdom aan lewe sorg vir :

- 'n atmosfeer met die regte samestelling en balans vir ons om te kan lewe;
- grond wat vrugbaar bly sodat daar altyd nuwe plante en dus kos vir ons en ander diere sal wees;
- die hersirkulering van water.

Suid-Afrika is die enigste land op aarde wat 'n hele plantkoninkryk in sy grense het, nl. fynbos in die Wes-Kaap.

Ons in Suid-Afrika is gelukkig om 'n besonder ryk verskeidenheid aan plante en diere in ons land te hê. Is ons werklik bewus van ons rykdom?

BIODIVERSITEIT ONDERSTEUN VOLHOUBAARHEID!!

Die mens is egter aan die stuur van sake en doen nie altyd die regte ding nie.

#### 3.7.5.1

#### 3.7.5.2 Aktiwiteit 1:

#### 3.7.5.3 OM 'N STANDPUNT TEENOOR DIE BEHOUD VAN BIODIVERSITEIT IN DIE NATUUR IN TE NEEM

Bespreek die volgende vraag in die klas:

- Is die mens deel van 'n natuurlike ekosisteem of is hy 'n ongewenste gas wat inmeng en die balans versteur?

Skryf in jou eie woorde die uitkoms van die gesprek neer (die oorwegende mening van die groep).

[LU 3.2]

Die mens word dikwels daarvan beskuldig dat hy die natuur se **hulpbronne** vir sy eie selfsugtige behoeftes tap.

As vandag 'n tipiese dag op planeet Aarde is, sal teen vanaand 336 km$^2$ tropiese woud verwoes wees om hout te verskaf en plek te maak vir paaie, plase en plantasies. 'n Totaal van 112 km$^2$ sal in 'n woestyn verander as gevolg van oorbeweiding of swak boerderypraktyke.

Daar sal ook een en 'n half miljoen metrieke ton gevaarlike afval in die omgewing gestort word. Volgens verskeie skattings sal 50 tot 100 plant- en dierspesies eersdaags uitsterf.

Aan die einde van die dag sal die wêreld 'n klein bietjie warmer, die reën 'n klein bietjie suurder en die aarde se lewensweb 'n bietjie meer verskeurd en gehawend wees. (Chiras, 1993)

[10] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20876/1.1/>.

Wetenskaplikes waarsku ons teen die mensdom se vernietigende neigings. Die idee van **VOLHOUBAARHEID** sê dat die mens en die natuur in 'n wen-wen verhouding kan verkeer. Uit die onlangse wêreldkonferensie in Johannesburg, het dit duidelik geblyk dat baie mense glo dat ons met die regte **BESTUURSTELSELS** en die regte **INGESTELDHEID** 'n positiewe toekoms vir die hele wêreld kan verseker.

#### 3.7.5.4 Aktiwiteit 2:

#### 3.7.5.5 OM NA TE DINK OOR DIE VOLHOUBAARHEID VAN DIE AARDE SE BRONNE

1. Maak 'n lys van al die foute wat die mens besig is om te maak

2. Wat dink jy beteken die term VOLHOUBAARHEID?

3. Noem DRIE natuurlike hulpbronne wat tans deur die mens oorbenut word.

4. Gee die betekenis van Mahatma Gandhi se woorde in jou eie woorde:

"The world contains enough for everyone's need, but not for everyone's greed."

5. Waarom sal ons ernstig moet besin oor die roete wat die mens tans loop?

Belangrike terme is dus:

- **HABITAT**: spesifieke plek waar organisme woon
- **BIODIVERSITEIT**: die verskeidenheid lewe op aarde
- **HULPBRONNE** : alles wat ons in ons voortbestaan gebruik

#### 3.7.5.6 Aktiwiteit 3:

#### 3.7.5.7 OM 'N VOORSPELLING OOR DIE TOEKOMS VAN DIE AARDE TE WAAG

Die aarde is soos 'n ruimteskip – al sy voorrade is reeds aan hom voorsien en nou moet hy sy reis voortsit – selfvoorsienend!!

Maak 'n A4-plakkaat om jou beeld van die aarde as 'n ruimteskip voor te stel.

Assessering van VOLHOUBAARHEID:

Kon jy die vrae beantwoord en 'n goeie voorstelling van die aarde op jou plakkaat maak?

[LU 3.2]

### 3.7.6 Assessering

LU 3

Wetenskap, die Gemeenskap en die Omgewing

Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon.

Dit is bewys as die leerder:

3.1 wetenskap as 'n menslike aktiwiteit kan verstaan;

3.2 volhoubare gebruik van die aarde se hulpbronne verstaan.

### 3.7.7 Memorandum

#### 3.7.7.1 VOLHOUBAARHEID

#### 3.7.7.2 Aktiwiteit 2: LEESVAARDIGHEID

- Gee opdrag - stillees

#### 3.7.7.3 aktiwiteit 3: PLAKKAAT- RUIMTESKIP AARDE

- Die aarde is soos 'n ruimteskip – al sy voordae is reeds aan hom voorsien en nou moet hy sy reis voorsit – selfvoorsienend!!
- Maak 'n A4-plakkaat om jou beeld van die aarde soos wat ruimteskip aarde tans daaruit sien.

## 3.8 Volhoubare aktiwiteite[11]

### 3.8.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.8.2 Graad 8

### 3.8.3 BIODIVERSITEIT: AANPASSINGS EN OORLEWING

### 3.8.4 Module 30

### 3.8.5 VOLHOUBARE AKTIWITEITE

**VOLHOUBAARHEID:***Wat sê die woordeboek?*lewensondersteunend; onbepaald kan aangaan; van "*sustenere"* – Latyn vir "om van onder af te ondersteun"

Lewe op aarde is net volhoubaar as:

- die natuur nie deur die gebruik van materiale en die stort van afval beskadig word nie;
- hulpbronne nie uitgeput word nie;
- die welsyn van die mens en alle lewende organismes nagestreef word.

Beginsels vir volhoubare ontwikkeling:

- Beplan behoeftes.
- Beperk bedreiging van die natuur tot die minimum.
- Bewaar die natuur vir toekomstige geslagte.
- Verstaan en betuur menslike bevolkingsgroei.

#### 3.8.5.1 Aktiwiteit:

#### 3.8.5.2 OM 'N KLASBESPREKING TE VOER OOR DIE VOLHOUBAARHEID VAN HULPBRONNE

VOLHOUBARE LEWE EN HULPBRONBENUTTING

Sê of die volgende aspekte volhoubaar is al dan nie:

| ASPEK | JA | NEE |
|---|---|---|
| SONENERGIE-SISTEME | | |
| FOSSIELBRANDSTOWWE | | |
| MYNBOU | | |
| BOSBOU | | |
| HIDROËLEKTRIESE SKEMAS | | |
| KERNREAKTORS | | |

[11] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20877/1.1/>.

**Table 3.7**

Bespreek elkeen kortliks in terme van volhoubaarheid en maak enkele opmerkings by elk:
1. Sonerenergie-sisteme:
2. Fossielbrandstof:
3. Mynbou:
4. Bosbou:
5. Hidroëlektriese skemas:
6. Kernreaktors:
7. Tot watter slotsom kom jy?

Assessering van KLASBESPREKING OOR HULPBRONNE:
Kon jy die regte afleidings uit die klasbespreking maak?
[3.2]

### 3.8.6 Assessering

LU 3

Wetenskap, die Gemeenskap en die Omgewing

Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon.

Dit is bewys as die leerder:

3.1 wetenskap as 'n menslike aktiwiteit kan verstaan;

3.2 volhoubare gebruik van die aarde se hulpbronne verstaan.

### 3.8.7

### 3.8.8 Memorandum

#### 3.8.8.1 VOLHOUBARE AKTIWITEITE

Aktiwiteit:

KLASBESPREKING – VOLHOUBARE AKTIWITEITE EN HULPBRONBENUTTING

Lei klasbespreking – raak alle punte aan

## 3.9 Wereldbevolking[12]

### 3.9.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.9.2 Graad 8

### 3.9.3 BIODIVERSITEIT: AANPASSINGS EN OORLEWING

### 3.9.4 Module 31

### 3.9.5 DIE WêRELDBEVOLKING

In die vorige leereenheid het ons genoem dat die groei van die wêreldbevolking sal bepaal of volhoubare ontwikkeling moontlik is en dat ons deeglik hiervan bewus moet wees.

[12] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20878/1.1/>.

#### 3.9.5.1 Aktiwiteit:

#### 3.9.5.2 OM INLIGTING OOR WÊRELDBEVOLKING TE VERTOLK

- Bestudeer die volgende tabel en bereken die natuurlike aanwas per eenheid.

WêRELDBEVOLKINGSGROEI
PER TYDEENHEID

| TYDEENHEID | GEBOORTES | STERFTES | NATUURLIKE GROEI |
|---|---|---|---|
| Jaar | 131 468 233 | 54 147 021 | ................................................ |
| Maand | 10 955 686 | 4 512 252 | ................................................ |
| Dag | 360 187 | 148 348 | ................................................ |
| Uur | 15 008 | 6 181 | ................................................ |
| Minuut | 250 | 103 | ................................................ |
| Sekondes | 4,2 | 1,7 | ................................................ |

**Table 3.8**

- Op 12 Oktober 1999 het die wêreldbevolking die **6 BILJOEN** merk bereik!!!

- Besoek die webtuiste www.census.gov/main/wwwpopclock.html [13] asook csf.colorado.edu/pop

1. Wat is die nuutste waardes op die World POP clock?
2. Wat sal dit wees teen 2050?
3. Bestudeer die volgende tabel en teken 'n grafiek van die wêreldbevoking 1985 – 2006.

[13] http://www.census.gov:/

| JAAR | BEVOLKING (Biljoen) |
|---|---|
| 1985 | 4.85 |
| 1986 | 4,93 |
| 1987 | 5,01 |
| 1988 | 5,10 |
| 1989 | 5,19 |
| 1990 | 5,22 |
| 1991 | 5,36 |
| 1992 | 5,44 |
| 1993 | 5,52 |
| 1994 | 5,60 |
| 1995 | 5,68 |
| 1996 | 5,76 |
| 1997 | 5,84 |
| 1998 | 5,92 |
| 1999 | 6,00 |
| 2000 | 6,08 |
| 2001 | 6,15 |
| 2002 | 6,23 |
| 2003 | 6,31 |
| 2004 | 6,38 |
| 2005 | 6,36 |
| 2006 | 6,53 |

**Table 3.9**

- Selfassessering: Merk die toepaslike blokkie indien voltooi:

| Kriteria | Merk indien voltooi |
|---|---|
| OPSKRIF | |
| INTERVALLE KORREK | |
| GRAFIEKVORM | |
| EENHEDE EN BYSKRIFTE | |
| POTLOODLYNE | |

**Table 3.10**

Assessering van GRAFIEK: Kon jy 'n grafiek teken volgens die kriteria?
[LU 2.3; 3.1]
Aktiwiteit: OM NA TE DINK OOR DIE ROL WAT JY SPEEL IN DIE TOEKOMS VAN DIE AARDE

- Skryf 'n paragraaf oor jou indrukke van die toekoms van die mens op planeet aarde en die rol wat jy kan speel.

Assessering van indrukke:

Het jy sinvolle indrukke oor die aarde se TOEKOMS neergeskryf?

[LU 3.1]

WHAT ARE WE DOING?

PLANET Earth is 4,600 million years old.

If we condense this inconceivable timespan into an understandable concept, we can liken the Earth to a person of 46 years of age.

Nothing is known of the first seven years of this person's life.

Only scattered information exists about the middle span, but we know that only at the age of 42 did the Earth begin to flower.

Dinosaurs and the great reptiles did not appear until one year ago when the planet was 45.

Mammals arrived only eight months ago.

In the middle of last week, man-like apes evolved into ape-like men.

And at the weekend the last ice age enveloped the Earth.

Modern man has been around for only four hours.

During the last hour man discovered agriculture.

The industrial revolution began a minute ago, and during those 60 seconds of biological time, man has made a rubbish dump of paradise.

He has multiplied his numbers to plague proportions, caused the extinction of 500 species of animals, ransacked the Earth for fuels, and now stands like a brutish infant, gloating over his meteoric rise to acendancy, on the brink of a war to end all wars, and of effectively destroying this oasis of life in the solar system

(*Greenpeace*)

## 3.9.6 Assessering

LU 2

Wetenskaplike Kennis

Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

Dit is bewys as die leerder:

2.1 sinvolle inligting kan onthou;

2.2 inligting in kategorieë kan plaas;

2.3 inligting kan interpreteer;

2.4 kennis kan toepas.

LU 3

Wetenskap, die Gemeenskap en die Omgewing

Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon.

Dit is bewys as die leerder:

3.1 wetenskap as 'n menslike aktiwiteit kan verstaan;

3.2 volhoubare gebruik van die aarde se hulpbronne verstaan.

## 3.9.7 Memorandum

### 3.9.7.1 WêRELDBEVOLKING

- Reël rekenaarsentrum-besoek of kry bronne vanaf internet vir leerders
- Besoek die webtuiste www.census.gov:
- Grafiekpapier vir oefening

ASSESSERINGRAAMWERK: Dra waardes oor

# Chapter 4

# Kwartaal 4

## 4.1 Die ekologiese sisteem[1]

### 4.1.1 NATUURWETENSKAPPE

### 4.1.2 Graad 8

### 4.1.3 OMGEWING EN INTERAKSIES

### 4.1.4 Module 32

### 4.1.5 DIE EKOSISTEEM

EKOLOGIE is die studie van organismes in hulle natuurlike omgewing asook die interaksie tussen hulle.

VRAE

1. Wat is 'n EKOLOGIESE OMGEWING?

2. Uit watter basiese komponente of dele bestaan alle ekologiese omgewings?

3. *Bios* beteken *Lewe* in Grieks.

Wat dink jy beteken die volgende begrippe? Vra jou onderwyser om te verduidelik.

3.1 **abioties**

3.2 **bioties**

3.3 **faktor**

4. 'n Ekologiese omgewing kan as 'n EKOSISTEEM beskryf word.

4.1 'n Ekosisteem is ______________________________

'n **EKOSISTEEM** is dus die lewende en nie-lewende komponente van 'n bepaalde omgewing en die interaksie tussen die komponente.

Die studie van ekosisteme en die interaksies tussen die organismes en hul omgewing noem ons **EKOLOGIE**.

#### 4.1.5.1 AKTIWITEIT:

#### 4.1.5.2 Om 'n deel van 'n tuin as ekologiese omgewing (ekosisteem) te ondersoek

#### 4.1.5.3 [LU 1.1; 1.2; 2.1; 2.2]

Jou onderwyser sal met julle reël vir 'n besoek aan 'n geskikte tuin in julle omgewing of net 'n deel van julle skoolgrond. Dit moet 'n deel wees waar die tuinier nie elke dag werk nie.

- Hoekom?

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20879/1.1/>.

1. Verdeel in groepe en spasieer uitmekaar en sit vir sowat vyf minute doodstil in die tuin.
2. Kyk wat jy alles kan waarneem.
3. Elke groep pluk 'n enkele blaartjie (met toestemming) van elke plantsoort wat in die area sigbaar is. Plaas dit tussen twee skoon velle papier en in 'n dik boek. Gee elke plant jou eie naam.
4. Tel die hoeveelheid van elke plant- en diergroep in jou afgebakende area en tabuleer dit hieronder.
5. Maak ook 'n lys van alle nie-lewende (abiotiese) faktore wat die aard van die omgewing bepaal.

| | TIPE organisme (lys eie) | GETALLE van organisme |
|---|---|---|
| Plante | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |

**Table 4.1**

| | TIPE organisme (lys eie) | GETALLE van organisme |
|---|---|---|
| Diere | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |

**Table 4.2**

6. Abiotiese faktore:

Assessering van TUINONDERSOEK:

Kon jy opdrag uitvoer en resultate neerskryf?

[LU 1.1; 1.2]

**Teken 'n kolomgrafiek van die plantsoorte wat jy aangeteken het en hul getalle.**

- Hoekom is dit belangrik om die plek, datum en tyd aan te dui?

- Vra jou onderwyser om oor grafieke met julle te gesels.

Assessering van kolomgrafiek:

Kon jy die vrae beantwoord en die getalle suksesvol in kolomme aandui?

[LU 2.2]

- Tot dusver het jy die volgende vasgestel:

Dat 'n **populasie** of **bevolking** 'n groep eenderse organismes in 'n sekere **omgewing** is. Die getalle in jou kolomgrafiek is 'n aanduiding van **bevolkingsgrootte**. Dit kan met verskillende metodes en formules bepaal word.

Die blyplek van 'n plant of dier word sy **habitat** genoem.

Die rol wat 'n organisme in sy omgewing speel, verwys na die "werk" wat hy doen en dit noem ons sy **nis**.

'n **Gemeenskap** is al die bevolkings wat in een area of gebied voorkom.

Die versameling en berging van blaarmateriaal soos wat jy gedoen het, vorm van 'n **herbarium**. Vra jou onderwyser om hierop uit te brei. Lees self ook meer op en vra jou onderwyser om 'n hoekie in die klas af te staan aan julle eksemplare.

Kom ons bevestig wat jy geleer het met 'n vinnige oefening.

- Doen die volgende kolomvraag deur elke letter van Kolom B in die blokkie langs die toepaslike nommer van Kolom A te skryf.

| A | | B |
|---|---|---|
| 1. Die gebied waar organismes voorkom. | | A. bioties |
| 2. Die getal organismes van 'n soort in 'n area. | | B. herbarium |
| 3. Plek waar gedroogte plantmateriaal gestoor word. | | C. habitat |
| 4. Lewendige deel van die omgewing. | | D. bevolking |
| 5. Al die bevolkings in 'n omgewing. | | E. gemeenskap |
| 6. Die rol van 'n organisme in sy omgewing. | | F. ekologie |
| 7. Die studie van organismes in hul omgewing. | | G. nis |

**Table 4.3**

Assessering van kolomvraag

Kon jy die vrae suksesvol beantwoord?

[LU 2.1]

### 4.1.6 Assessering

LU 1

Wetenskaplike Ondersoek

Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

Dit is bewys as die leerder:

1.1 ondersoeke kan beplan;

1.2 ondersoeke kan uitvoer en data kan insamel;

1.3 data kan evalueer en bevindinge kan kommunikeer.
LU 2
Wetenskaplike Kennis
Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.
Dit is bewys as die leerder:
2.1 sinvolle inligting kan onthou;
2.2 inligting in kategorieë kan plaas;
2.3 inligting kan interpreteer;
2.4 kennis kan toepas.

## 4.1.7 Memorandum

### 4.1.7.1 EKOLOGIESE BEGINSELS

### 4.1.7.2 Aktiwiteit

Vrae

1. ’n Gedefinieerde gebied met al die lewende en nie-lewende faktore in die gebied (biotiese en abiotiese komponente).

2. lig, lug, water, grond, diere, plante

3.

3.1 abioties:alle nie-lewende dele bv. lug, water

3.2 bioties: alle lewende dele bv plante, diere

3.3 faktor: iets wat ’n invloed uitoefen, die aard van iets, bv. ’n omgewing bepaal

4.

a. ’n Ekosisteem is ’n bepaalde gebied met al die nie-lewende faktore wat die aard van die gebied bepaal asook die lewende organismes wat in die gebied aangetref word en wat met mekaar en ook met die nie-lewende faktore in interaksie is.

| | ABIOTIESE FAKTORE | BIOTIESE FAKTORE |
|---|---|---|
| **Stadsomgewing**Skets A | • Besoedelde lug<br>• Water uit pype en krane<br>• Beboude grond, klein lappies grond | Mense, voëltjies, rotte/muise, insekte, spinnekoppe, gras, bome |
| **Laeveldomgewing**Skets B | • Son, lug, grond, water | Doringbome, gras, leeus, bokke |
| **Plaasomgewing**Skets C | • Rivier/dam/water,<br>• skoon plaaslug, bepaalde soort grond | Plaasdiere, wilde diere, eende, perd, voëls, bokke, bome, gras, insekte, erdwurms |

*continued on next page*

| | | |
|---|---|---|
| **Woestynomgewing**Skets D | • Sandduine, wind, dou in oggende | Geitjies, slange, muise, tok-tokkies, grasspriete |
| **See-omgewing**Skets E | • Son, see, lug, wolke | Slakke, seegras, vissies |

**Table 4.4**

#### 4.1.7.3 Aktiwiteit

Tuinbesoek. Hoekom 'n onbewerkte deel? Die tuinier moet nie te veel inmeng nie

.Tabelle: leerlinge stel self lyste saam

Belangrikheid van plek, datum en tyd: abiotiese faktore verander voortdurend en daarom ook die organismes se gedrag of teenwoordigheid.

Kolomgrafiek: Die benutting van die X-as en Y-as is belangrik. Die faktor wat die gegewens beïnvloed of daaraan betekenis gee, kom op die x-as. Die uitwerking van die faktor kom op die Y-as. Sorg dat die leerders die X- en Y-as korrek benoem en dat hulle die belangrikheid daarvan deeglik verstaan: X-as: Plantsoorte; Y-as: getalle van elke plantsoort

Voltooi die volgende kolomvraag

| A | B |
|---|---|
| 1. | C |
| 2. | D |
| 3. | B |
| 4. | A |
| 5. | E |
| 6. | G |
| 7. | F |

**Table 4.5**

## 4.2 Verskillende ekostelsels[2]

### 4.2.1 NATUURWETENSKAPPE

### 4.2.2 Graad 8

### 4.2.3 OMGEWING EN INTERAKSIES

### 4.2.4 Module 33

### 4.2.5 VERSKILLENDE EKOSISTEME

Ons land is ryk aan wyduiteenlopende soorte ekosisteme.

Jou onderwyser sal julle waar moontlik na een of meer van hierdie ekosisteme neem.

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20882/1.1/>.

#### 4.2.5.1 AKTIWITEIT 1:

#### 4.2.5.2 Om die nut van 'n grasveld-ekosisteem te bespreek

#### 4.2.5.3 [LU 1.3]

In groot dele van ons land vorm gras die grootste deel van die ekosisteme. Ons kan ook die term BIOOM gebruik om na die dele van 'n land wat min of meer dieselfde ekologiese kenmerke toon, te verwys. So kry ons byvoorbeeld 'n grasveldbioom. 'n Grasveldbioom kan as 'n groot ekosisteem beskryf word of dit kan in kleiner grasveld-ekosisteme verdeel word.

Kennis van die grasveldbioom en -ekosisteme is belangrik in Suid-Afrika, aangesien groot dele van die land vir veebeweiding benut word.

Wildsboksoorte soos impala, buffels en springbokke is ook grasvreters.

Die tipe gras in 'n ekosisteem word hoofsaaklik deur die aard van die grond bepaal.

Grasveldbiome word in terme van die dominante grassoort wat daarin voorkom, benoem.

Die hooftipes grasveld-ekosisteme (eintlik biome) is:

1. soetveld – lae reënvalgebiede; goeie voer vir vee;
2. suurveld – hoë reënvalareas; nie baie goeie weiding nie;
3. gemengde veld.

Rooigras *Themeda triandra* is 'n welbekende grassoort wat baie voedsaam is vir vee.

Oorbeweiding is die boer se grootste oortreding, want dit lei op sy beurt tot erosie, woestynvorming en gevolglik hongersnood.

Voer 'n klasdebat oor die volgende vraag:

- Is die gereelde brand van gras goed of sleg vir die omgewing?

- Dui die voor- en nadele soos wat dit uit die debat voortspruit in die kolom hieronder aan.

| VOORDELE VAN BRAND | NADELE VAN BRAND |
|---|---|
| ........................................................... | ........................................................... |
| ........................................................... | ........................................................... |
| ........................................................... | ........................................................... |
| ........................................................... | ........................................................... |
| ........................................................... | ........................................................... |
| ........................................................... | ........................................................... |
| ........................................................... | ........................................................... |

**Table 4.6**

Assessering van DEBAT:
Het jy 'n waardevolle bydrae tot debat gelewer?
[LU 1.3]

#### 4.2.5.4 AKTIWITEIT 2:

#### 4.2.5.5 Om 'n woud/boomekosisteem te bespreek

#### 4.2.5.6 [LU 1.2; 1.3; 2.4]

Bome is nie net **produseerders** nie, maar vorm as gevolg van hul grootte ook die **habitat**van verskeie spesies.

Dier- en plantspesies bewoon bome.

Die blaarbedekking van bome **verskaf skuiling** vir voëls. Die bas en skeure in die boom verskaf 'n habitat vir 'n menigte insekspesies. Die blaarbedekking vorm ook 'n skaduryke omgewing vir skaduliewende, laaggroeiende plante.

Die blomme en vrugte wat bome in sommige gevalle voortbring, is 'n **kosbron** vir baie.

Die hars wat sommige bome afgee, is ook belangrik vir sekere diere.

Wanneer blare of vrugte van die bome afval en op die grond om die bome lê, kan 'n ander reeks organismes intree. Die **ontbinders**soos mikro-organismes wat die dooie materiaal laat verrot en ontbind, dra by tot die afbreek van die voedingstowwe sodat hulle teruggeplaas word in die grond. So word **humus** gevorm. Humus is dooie organiese materiaal. Ander diertjies wat ook van verrotte organiese materiaal lewe, nl. die **detrivore,** bevorder ook hierdie ontbindingsproses.

- Plakkaat om die Rolspelers in 'n Boom-ekosisteem te illustreer

- Bring prente van diere, bome en ander plante na die klas. Die onderwyser sal julle in groepe verdeel.
- Elke groep berei 'n plakkaat voor om die onderlinge afhanklikheid van die bome, ander plante en diere te illustreer. Elke groep dra uiteindelik sy plakkaat aan die res van die klas voor.
- Beantwoord die volgende vrae na aanleiding van die klasbespreking:

VRAE

1. Gestel die boom in jou plakkaat val om.

1.1 Watter organismes sal doodgaan?

1.2 Watter organismes sal wegtrek?

1.3 Watter organismes sal in getalle toeneem?

2. Beskryf die rol wat bome in 'n ekosisteem speel.

3. Waarom is dit ekologies gesien sleg om blare rondom bome weg te hark?

4. Noem nog drie voorbeelde waar die mens ekosisteme benadeel.

Assessering van PLAKKAAT en interpretasie van vrae daarom:

Kon jy die gesamentlike inligting gebruik om die vrae te beantwoord?

[LU 1.2; 1.3; 2.4]

#### 4.2.5.7 AKTIWITEIT 3:

#### 4.2.5.8 Om rotspoel-ekosisteme te bespreek

#### 4.2.5.9 [LU 2.1; 2.2; 2.3]

Hierdie ekosisteme is uiters sensitief. Die belangrikste faktor wat hier 'n rol speel, is GETYE.

Getye wissel twee keer elke 24 uur. Deur branderaksies word vars, koue suurstofryke seewater oor die rotspoelgemeenskappe gespoel. Tydens laaggetye is daar weer verhitting van die water in die rotspoele en verdamping vind plaas. Hierdie veranderinge dra daartoe by dat die organismes wat in rotspoele bly, aangepas moet wees om verskeie aanslae van die natuur die hoof te kan bied.

1. Beskryf wat jy verstaan onder "'n rotspoel".
2. Maak ‘n lys van al die abiotiese faktore wat 'n inpak op rotspoele het:

#### 4.2.5.10 Plante in Rotspoele

Die algemeenste plante is seewier of see-alge. Hulle is rooi, groen of bruin.

Alhoewel hulle nie altyd groen is nie, kan hulle voedingstowwe deur fotosintese vervaardig. Dus is hulle ook produseerders.

Hulle is ook voedsel vir 'n wye reeks ander organismes wat op hulle teer, soos platmossels en sommige slakke.

#### 4.2.5.11 Diere in Rotspoele

Doen naleeswerk en beskryf wat elkeen van die volgende is:
(a) filtreervoeders:
(b) aasvreters:
2. Wat sou die doel van tentakels by see-anemone wees?
3. Watter onderlinge afhanklikheid bestaan tussen die organismes in 'n rotspoel?
Assessering van interpretasie van SKETSE
Kon jy basiese rotspoelkomponente onderskei?
[LU 2.1; 2.2; 2.3]

### 4.2.6 Assessering

LU 1
Wetenskaplike Ondersoek
Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.
Dit is bewys as die leerder:
1.1 ondersoeke kan beplan;
1.2 ondersoeke kan uitvoer en data kan insamel;
1.3 data kan evalueer en bevindinge kan kommunikeer.
LU 2
Wetenskaplike Kennis
Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.
Dit is bewys as die leerder:
2.1 sinvolle inligting kan onthou;
2.2 inligting in kategorieë kan plaas;
2.3 inligting kan interpreteer;
2.4 kennis kan toepas.

### 4.2.7 Memorandum

#### 4.2.7.1 MODULE 2

Aktiwiteit

| VOORDELE VAN BRAND | NADELE VAN BRAND |
|---|---|
| • Sade se harde saadhuide bars oop | • Lugbesoedeling – rook |
| • Spesies word herontdek soos vleiroos | • Diere en mense beseer of gedood |

*continued on next page*

| | |
|---|---|
| • Aggressiewe groeiers ingeperk | • Maak grondorganismes dood – humus verminder |
| • Vars plante voedsaam (groen gras na 'n gestrawwe winter) | • Verswak grasse indien teen verkeerde tyd gebrand |

**Table 4.7**

Aktiwiteit

Vrae

1. Gestel die boom in jou plakkaat val om

a. Plante wat in die skaduwee gegroei het en nie bestand is teen direkte sonlig nie

b. Sommige diertjies soos voëls en eekhorinkies

c. Ontbinders soos bakterieë en fungi

2. Aanvaar leerders se antwoorde, maar sorg dat die volgende genoem word: habitat, skuiling, voedselbron, skadu

3. Verrotting en humusvorming word belemmer: grondstowwe keer nie terug na grond nie en die grond verarm

4. Oorbeweiding, inbring van uitheemse plante, besoedeling

Aktiwiteit

1. Aanvaar leerders se beskrywings. Die volgende moet figureer: soutwater, vlak water, hoogety en laaggety, abiotiese toestande wissel drasties.

2. Branderaksie, wind, uitdroging, sonverhitting, besoedeling deur mens

DIERE IN ROTSPOELE

Vrae

1. Naleeswerk

(a) Filtreervoeders: mossels: water word deur fyn strukture gespoel en fyn kosdeeltjies word uit die water gefiltreer

(b) Aasvreter: eet dooie diere bv krappe

2. Tentakels: gryp kosstukkies uit alle rigtings omdat daar geen oë of reuksintuie is nie, en druk dit in die mond in

3. Voedselverwantskappe soos in vorige vrae aangeroer

4. Skuiling: plante bied skuiling teen predatore

# 4.3 Die rol van plante in die ekostelsel[3]

## 4.3.1 NATUURWETENSKAPPE

## 4.3.2 Graad 8

## 4.3.3 OMGEWING EN INTERAKSIES

## 4.3.4 Module 34

## 4.3.5 ROL VAN PLANTE IN 'N EKOSISTEEM

### 4.3.5.1 AKTIWITEIT 1:

### 4.3.5.2 Om die rol van plante te identifiseer

### 4.3.5.3 [LU 2.4]

Voltooi die kolom deur òf die beskrywing òf die funksie aan te dui. Voltooi die regterkantste kolom deur van die sketse op die sketsblad op die regte plekke in te plak.

| FUNKSIE | BESKRYWING | SKETS |
|---|---|---|
| Voedsel | ..................................................<br>..................................................<br>..................................................<br>.................................................. | |
| Lugfilter | ..................................................<br>..................................................<br>..................................................<br>.................................................. | |
| ..........................<br>.......................... | Voëls maak nes, insekte lê eiers, predatore en prooi skuil hier | |

Figure 4.1

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m31835/1.1/>.

| | | |
|---|---|---|
| **Kamoeflering** | ............................................<br>............................................<br>............................................<br>............................................ | |
| ..............................<br>.............................. | Gronderosie word verhoed en vogtigheid word behou | |
| ..............................<br>.............................. | Grond word verryk | |

**Figure 4.2**

Skryf nou 'n paragraaf van 270 woorde oor die rol van plante in ekosisteme.
Kon jy basiese rolle onderskei?
[LU 2.4]

#### 4.3.5.4 Sketsblad aktiwiteit 1



**Figure 4.3**

Sketsblad aktiwiteit 2



**Figure 4.4**

### 4.3.5.5 AKTIWITEIT 2:

### 4.3.5.6 Om die rol van diere in ekosisteme te bespreek

### 4.3.5.7 [LU 2.2; 2.4; 3.2]

Voltooi die kolom deur óf die beskrywing óf die funksie aan te dui. Voltooi die regterkantste kolom deur van die sketse op die sketsbladsy op die regte plekke in te plak.

| FUNKSIE | BESKRYWING | SKETS |
| --- | --- | --- |
| **Voedsel** | ............................................<br>............................................<br>............................................<br>............................................ | |
| **Bestuiwing** | ............................................<br>............................................<br>............................................<br>............................................ | |
| ..........................<br>.......................... | Soogdiere, voëls, muise en insekte versprei sade | |
| ..........................<br>.......................... | Grond word verryk | |

**Figure 4.5**

| | | |
|---|---|---|
| ..............................<br>.............................. | ..........................................................<br>..........................................................<br>..........................................................<br>.......................................................... | |
| ..............................<br>.............................. | ..........................................................<br>..........................................................<br>..........................................................<br>.......................................................... | |

**Figure 4.6**

Voor- en Nadele van Diere
Is alle diere voordelig vir die omgewing?
Kan diere skadelik wees vir die omgewing?
Skryf die sinvolle aspekte wat deur klaslede genoem word neer.
Assessering van klasbespreking. Kon jy nadele lys? **[LU 3.2]**

### 4.3.6 Assessering

LU 2

Wetenskaplike Kennis

Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

Dit is bewys as die leerder:

2.1 sinvolle inligting kan onthou;
2.2 inligting in kategorieë kan plaas;
2.3 inligting kan interpreteer;
2.4 kennis kan toepas.

LU 3

Wetenskap, die Gemeenskap en die Omgewing

Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon.

Dit is bewys as die leerder:

3.1 wetenskap as ‘n menslike aktiwiteit kan verstaan;
3.2 volhoubare gebruik van die aarde se hulpbronne verstaan.

## 4.3.7 Memorandum

### 4.3.7.1 Aktiwiteit: Rol van plante in 'n ekosisteem

| FUNKSIE | BESKRYWING | SKETS |
|---|---|---|
| | ▸ Plante bou voedsel op wat diere van leef | *Bobbejaan of mielieplant* |
| | ▸ Blare neem koolstofdioksied op en gee suurstof af | *Blaar met pyltjies* |
| Huisvesting, beskerming | | *Boomtakke* |
| | ▸ Bas en blare stel insekte in staat om hulself onopvallend te maak deur bv. kolle en strepe te ontwikkel | *Mot teen boom* |
| Ankering, verryking van grond | | *Plantwortels* |
| Plantmateriaal keer terug na grond | | *Blare op bodem* |

**Figure 4.7**

Paragraaf oor rol van plante

Oefen die leerder se vermoë om skriftelik te kommunikeer deur die inhou van voorafgaande tabel in paragraafvorm te stel en daarop uit te brei.

#### 4.3.7.2 Aktiwiteit: Rol van diere in 'n ekosisteem

| FUNKSIE | BESKRYWING | SKETS |
|---|---|---|
| | ▸ Diere dien as voedsel vir ander diere | *Leeu by sebra* |
| | ▸ Insekte bestuif blomme – vrugte | *Vlinder op blom* |
| Saadverspreiding | ▸ Soogdiere, voëls, muise en insekte versprei sade | *Muis vreet vrug* |
| Bemesting | ▸ Grond word verryk | *Bok-, dassie- of haasmis* |

**Figure 4.8**

KLASBESPREKING

Kan diere skadelik wees vir die omgewing?

- Ja – veral oorbeweiding lei tot verlies van plante wat lei tot erosie. Uitheemse diere kan skadelik wees aangesien hulle natuurlike vyande nie teenwoordig is nie en hulle getalle dus in so 'n mate groei dat hulle die inheemse diere verdring en oorneem. Dit kan tot die uitroeiing van bepaalde dier- en plantsoorte lei.

## 4.4 Ekologiese verwantskappe[4]

### 4.4.1 NATUURWETENSKAPPE

### 4.4.2 Graad 8

### 4.4.3 OMGEWING EN INTERAKSIES

### 4.4.4 Module 35

### 4.4.5 EKOLOGIESE VERWANTSKAPPE

Ons studie van die rolle van organismes in ekosisteme het gewys dat hulle nie in isolasie staan van mekaar nie. Daar is onderlinge verhoudings tussen almal. Almal is tot 'n meerdere of mindere mate van mekaar afhanklik.

Ekologiese verwantskappe kan om verskillende redes ontstaan.

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20884/1.1/>.

#### 4.4.5.1 AKTIWITEIT 1:

#### 4.4.5.2 Om die redes vir verwantskappe tussen organismes in die natuur te identifiseer

#### 4.4.5.3 [LU 2.4]

Kyk of jy 'n paar redes vir die ontstaan van verwantskappe tussen organismes in die natuur kan neerskryf:

- Bespreek julle redes met mekaar en besluit op die belangrikste een:

Assessering van vermoë om redes vir verwantskappe te identifiseer
Kon jy nadele lys?
[LU 2.4]

#### 4.4.5.4 AKTIWITEIT 2:

#### 4.4.5.5 Om voedselverwantskappe te verduidelik, te identifiseer en aan die hand van voorbeelde te illustreer

#### 4.4.5.6 [LU 2.1; 2.2; 2.3; 2.4]

Groen plante **fotosintetiseer** en produseer kos in die vorm van stysel.

Diere is nie in staat tot eie voedselproduksie nie en moet dus gebruik maak van plante of ander diere wat plante geëet het.

Daar is egter verskillende soorte verbruikers. In 'n vorige module oor biodiversiteit is reeds genoem dat planteters, vleiseters, asook diere wat beide plante en diere eet, saam die verbruikers uitmaak.

**Ontbinders** vorm ook 'n baie belangrike deel van die ketting.

Al bogenoemde maak deel uit van 'n tipiese **VOEDSELKETTING**.

'n **Voedselketting** ontstaan deurdat organismes op mekaar voed en voedingstowwe asook energie vanaf die son, van een organisme na die volgende vloei.

Toets jou kennis oor voedselverwantskappe:
1. Gee die wetenskaplike woord vir:
1.1 planteters:
1.2 vleiseters:
1.3 gekombineerde plant- en vleisvreters:
2. Gee die definisie van:
2.1 'n verbruiker:
2.2 'n produseerder:
2.3 'n voedselketting:
3. Beskryf kortliks die belangrikheid van die volgende:
3.1 aasvreter:
3.2 ontbinders:
4. Noem ten minste TWEE belangrike ontbinders:
Assessering van VOEDSELKETTINGVRAE
Kon jy vrae korrek beantwoord?
[LU 2.1]
Stel 'n voedselketting saam:

- Gebruik enige sketse en stel 'n eenvoudige voedselketting saam deur die sketse in die in die regte volgorde te plak.

- In die natuur kry 'n mens egter nie voedselkettings geïsoleerd nie, m.a.w. hulle kom deurmekaar gevleg voor. So 'n netwerk van voedselkettings noem ons 'n **VOEDSELWEB**.

